SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 16 DESEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin. Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde. Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

NEWFOUNDLAND LEERDERS EER MARCONIHERDENKING MET IRS-KONTAK

ANDER GEBEURTENISSE RONDOM MARCONIHERDENKINGS

AMATEURSEEVAARDER VOLTOOI DIE GROOT RONDOMWêRELD-VAART

EMP AFSKERMINGSVOORSTEL MAG MOONTLIK AMATEURRADIOTOERUSTING INSLUIT

AMATEURS HERSTEL STAD SE KOMMUNIKASIEDIENSTE

SATV EKSPERIMENTE

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

Inskrywings word nou ingewag vir die Tinus Lange 7066 Junior en Senior Tegniese Prestasietoekennings. Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 31 Januarie 2002 dus is daar voldoende tyd beskikbaar om goed te dink oor wie werklik hierdie vererende toekennings toekom, maar, moenie uitstel nie, begin nou om daarvan werk te maak. Volledige besonderhede is in die twee vorige bulletins gegee. Indien u egter nie daaroor beskik nie, sal gth@freemail.absa.co.za dit met plesier weer aan u verskaf indien u daarom vra. Inskrywings moet geadresseer word aan: SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

NEWFOUNDLAND LEERDERS EER MARCONIHERDENKING MET IRS-KONTAK Eenhonderd jaar gelede het Guglielmo Marconi in Newfoundland 'n vlieër gebruik om sy antenna in die lug te hou om die eerste sein, die eenvoudige Morseletter “S” te hoor, wat die Atlantiese oseaan oorspan het. Marconi sou heelwaarskynlik met verbasing stomgeslaan gewees het indien hy die jongelinge kon sien wat op die honderdjarige herdenking van sy epogmakende prestasie 'n radiogesprek voer met iemand in 'n ruimtetuig in 'n wentelbaan. Die suksesvolle 12 Desember kontak tussen die AmateurRadio op die Internasionale RuimteStasie (ARISS) en spesiale geleentheidstasie VO1S op Signal Hill, Newfoundland, en ruimtevaarder Frank Culbertson, KD5OPQ, wat NA1SS in die ruimte bedryf het, was net een van die gebeurtenisse wat Marconi se transatlantiese ontvangs

gedenk het. Gedurende die kontak het 10 leerders die geleentheid gehad om Culbertson uit te vra oor lewe in die ruimte. Die graad 9 leerders was wenners van 'n kristalstelboukompetisie wat gepaard gegaan het met die honderdjarige herdenkings. Die vraag wat blykbaar die meeste reaksie van die toeskouers uitgelok het, was van die 13-jarige Chris Mong wat gevra het "As jy in die ruimtestasie nies, stoot die krag van die nies jou agteruit?" Frank het geantwoord "Dit kan". Die Signal Hill-span het met sterk winde, rukwinde tot 110 kpu, baklei en ook sneeu om die antennas benodig vir die kontak op te rig.

ANDER GEBEURTENISSE RONDOM MARCONIHERDENKINGS

Saterdag 8 Desember het Marconi se dogter Prinses Elettra 'n groeteboodskap na New Foundland gestuur vanuit die RSGB se GB4FUN mobiele amateurradiodemonstrasievoertuig. Prinses Elettra het die boodskap gestuur tydens 'n besoek aan Chelmsford, as deel van daardie stad se honderdjarige herdenking van die eerste transatlantiese radiouitsending. Na die stuur van die boodskap op die 20-meterband het sy by die GB4FUN-voertuig tyd spandeer met die ondertekening van 'n nuwe boek oor haar vader. Verskeie spesiale geleentheidstasies aan beide kante van die Atlantiese oseaan was op die lug vir die werklike herdenking op die 12-de en van hulle is die volgende tans nog aktief: GB100MC word vanaf drie verskillende liggings rondom Leicester tot die einde van die maand bedryf. In Italië, Marconi se geboorteland, is IU0M, IY4FGM, IR7GM en II3GM almal gedurende Desember aktief. Aan die anderkant van die Atlantiese oseaan is die Vereniging van New Foundland Radioamateurs vir die hele Desember onder die roepsein V01S aktief. En in die VSA, vandag Sondag 16 Desember is dit die finale dag van aktiwiteit van die Marconi Radioklub en Falmouth Amateurradiovereniging se spesiale geleentheidstasie W1AA/CC wat geleë is op die terrein van Marconi se 1903 transatlantiese radiostasie te Cape Cod, Massachusetts.

AMATEURSEEVAARDER VOLTOOI DIE GROOT RONDOMWêRELDVAART

David Clark, KB6TAM, die oudste persoon om rondom die wêreld te seil, het met 'n groot ontvangs op 7 Desember in Fort Lauderdale, Florida aangeland. Hy was vir twee jaar ter see gewees. Clark wat 77 jaar oud is, was opgewonde en bly om weer op soliede grond te wees. Alhoewel Clark tegnies sy wêreldrondomvaart voltooi het toe in November in die Bahamas aangekom het, het gesê dat hy nie sy tog as voltooi beskou nie totdat hy na die hawe terugkeer waarvandaan hy twee jaar vantevore vertrek het. Clark het 'n jaar gelede byna sy lewe verloor toe sy oorspronklike seilboot die Mollie Milar teenoor die Suid- Afrikaanse kus gesink het. Clark het deurgaans amateurradio tydens sy vaart gebruik om met sy familie in aanraking te bly. Omdat hy radio aan boord gehad het, is sy lewe ook waarskynlik daardeur gered. Toe sy boot in Suid-Afrikaanse gebiedswaters begin sink het, het Clark 'n noodroep dmv amateurradio uitgestuur wat na die maritieme owerhede herlei is. Die bemanning van 'n kommersiële vaartuig het hom uit die see gered. Clark het 'n ander, kleiner seilboot gekoop en dit Mickey genoem na sy hondemetgesel wat sy lewe in die reddingspoging verloor

het. Hy het sy vaart weer in April vanjaar vanaf Suid-Afrika voortgesit. So is daar 'n gelukkige einde aan 'n wonderlike avontuur met bydraes deur middel van kommunikasie en ook finansieël deur radioamateurs oral langs Clark se pad.

EMP AFSKERMINGSVOORSTEL MAG MOONTLIK AMATEURRADIOTOERUSTING INSLUIT

'n Konsepvoorstel wat onlangs deur die FCC bekend gestel is sal vereis dat alle elektroniese toerusting wat onder die FCC se jurisdiksie val afgeskerm word teen elektromagnetiese impulsskade (EMP). Die voorstel sal van toepasing wees op nuwe sowel as ou toerusting wat binne sy bestek val. As die aansoekers hulle wil kry sal amateurradiotoerusting ook ingesluit word. Die aansoekers stel reëls voor wat afskerming of "verharding" vereis tot 'n basiese funksioneringstandaard wat "effektiewe, ononderbroke funksionering" van bedekte apparaat sal verseker na 'n EMP van 100 000 V per meter. Hulle sê dit is tweemaal die geraamde EMP van 'n enkele kernontploffing op groot hoogte. Schellhardt en Leggett sê die beste verdediging is afskerming met koper. Leggett het gesê "Beide van ons sal baie graag konstruktiewe vooruitgang wil sien in die beveiliging van amateurradiotoerusting teen EMP-gebeurtenisse en aanvalle. Hoeveel noodkommunikasie kan amateurradio voorsien indien radiostelle deur intense EM-pulse buite werking gestel is? Ons is van mening dat amateurradio sy frekwensies verdien deur sy betekenisvolle bydrae met noodkommunikasie en tegniese selfopleidingsaktiwiteite. EMP-afskerming pas natuurlikerwyse in by hierdie publieke diensaktiwiteit." Die ARRL het nie op die voorstel kommentaar gelewer nie. Hierdie is 'n situasie om van kennis te neem en dop te hou maar hoe word 'n antenna afgeskerm en terselfdertyd funksioneel gehou?

AMATEURS HERSTEL STAD SE KOMMUNIKASIEDIENSTE

Amateurs van die Tulsa Amateurradioklub het gehelp om die polisie en brandweer se kommunikasiedienste te herstel nadat 'n brand die stad Collinsville in Oklahoma, VSA, se radiotoerusting verwoes en die 911-diens op 1 Desember buite werking gestel het. Amateurs in die gebied wat van die vernietigende brand in kennis gestel is het spoedig met hulpaanbiedings gereageer. Die vrywilligers het die klub se draagbare herhaler wat uit kommersiële toerusting vir amateurgebruik opgebou is geherprogrammeer vir gebruik as 'n noodradio. Teen negeuur die aand was alle sisteme ten volle in bedryf en die polisie- en brandweerboodskappe is gestuur deur die klub se geleende radiotoerusting. Die Tulsa Amateurradioklub is die oudste amateurradioklub in die staat Oklahoma en sy lede is aktief in die publieke diens. (Nuusitem van Mark Conklin, N7XYO/TARC via die ARRL webwerf). Weereens onderstreep hierdie gebeurtenis watter belangrike funksie amateurradio vir die publiek vervul en waarom amateurradio as 'n diens geklassifiseer is.

SATV EKSPERIMENTE

Vrydagaande kom 'n klompie SATV-entoesiaste vanaf 19:00 in en om Pretoria bymekaar op die Magalies Radioamateurklubherhaler op 145,750 MHz om te eksperimenteer met SATV-uitsendings en - ontvangs. Hierdie is 'n uitnodiging

aan amateurs om te kom deelneem. Om uit te vind hoe om op hierdie modus aktief te raak kom vra wat u wil weet tussen uitsendings en u sal van raad bedien word. U is baie welkom om by die span aan te sluit, en hierdie aangename deel van die stokperdjie saam met hulle te geniet.

SLUITING VAN DIE SARL KANTOOR

Neem asb kennis dat die SARL-kantoor by die Nasionale AmateurRadioSentrum gedurende die feestyd vanaf 14 Desember 2001 tot Dinsdag 8 Januarie 2002 gesluit sal wees.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE Voortplantingsvoorspeller Tad Cook, K7VVV,van Seattle, Washington, het die volgende te sê: Dit was nog 'n relatiewe stil week met min geomagnetiese aktiwiteit. Planetêre A-indekse was in die enkelsyfers tot Dinsdag. Op Woensdag het die planetêre K-indeks tot 5 gestyg wat redelik hoog is maar het daarna weer gedaal. 'n Sterk sonfakkel het Dinsdag uitgebars maar die gevolglike koronale massauitwerping is nie aardgerig nie. Dit kon steurings beginnende Vrydag veroorsaak het en die voorspelde planetêre A- indekse vir Vrydag totMaandag was 15, 20, 25 en 10. Gemiddelde sonvlekgetalle het die week met meer as 16 punte gedaal en die gemiddelde sonvloed was bykans 3 punte laer. Die sonvloed word verwag om te daal met die Vrydag tot Maandagwaardes rondom 220, 220, 210 en 200 en dit behoort 'n korttermynminimum rondom 22-23 Desember te bereik. Sonvleksyfers vir 6 tot 12 Desember was 226, 200, 218, 225, 224, 154 en 183, met 'n gemiddelde van 204.3. Die 10,7-cm vloed was 246,7, 225,9, 220,5, 224,2, 219, 220,6 en 236,7, met 'n gemiddelde van 227,7. Geraamde planetêre A indekse was 8, 5, 5, 3, 4, 4 en 12 met 'n gemiddelde van 5,9. Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio TOT VERDERE KENNISGEWING ALLEENLIK AAN gth@freemail.absa.co.za te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week. Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word. SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal. /ex